SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 26 DESEMBER 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE 2022 SARL-KOMPETISIE HANDLEIDING EN DIE DAGBOEK VAN GEBEURE

ARISS SATV GELEENTHEID GESKEDULEER OM OP 26 DESEMBER TE BEGIN

en

EERSTE KOMPETISIE VIR 2022 OP NUWEJAARSDAG

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van 'n stil sleutel:

Ongelukkig is een van ons gerespekteerde radio amateurs op Donderdag 23 Desember na 'n lang siekbed oorlede. Jan Hattingh, ZS6BMN / AG5RF was welbekend in die metrologie veld as 'n kenner van die onderwerp. Hy was 'n hoogs intelligente en deernisvolle mens. Jan het in die laat 1960's 'n radio amateur geword en omstreeks dieselfde tyd as 'n privaat vlieënier gekwalifiseer. Ons innige meegevoel word aan sy familie en vriende betuig.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE 2022 SARL KOMPETISIE HANDLEIDING EN DIE DAGBOEK VAN GEBEURE

Die 2022 SARL Kompetisie Handleiding en die Dagboek van Gebeure kan afgelaai word vanaf die kompetisie-bladsy op die Liga-webwerf by www.sarl.org.za/public/contests/contestrules.asp. Maak seker jy het die nuutste weergawe van hierdie dokumente; hulle is op Donderdag 23 Desember 2021 opgelaai.

DIE 2021 ARRL HANDBOEK EN ANTENNA BOEK

'n Beperkte voorraad van hierdie twee gesogte handboeke is beskikbaar. Volledige besonderhede en bestelvorm kan gevind word op www.amateurradio.org.za. Bederf jouself hierdie Kersfees.

ARISS SSTV GELEENTHEID GESKEDULEER OM OP 26 DESEMBER TE BEGIN

'n ARISS Stadig Aftas TV (SATV)-geleentheid is geskeduleer vanaf die Internasionale Ruimtestasie (ISS). Die geleentheid sal na verwagting om 18:25 UTC op Sondag 26 Desember begin vir opstelling en bedryf en voortduur tot 17:05 UTC op Vrydag 31 Desember. Datums en tye onderhewig aan verandering as gevolg van ISS operasionele aanpassings. Beelde sal uitgesaai word op 145 800 MHz +/- 3 kHz vir Doppler-verskuiwing en die verwagte SATV-modus van werking is PD 120. Die hooftema vir hierdie geleentheid sal maan-verkenning wees. Radio-entoesiaste wat aan die geleentheid deelneem, kan prente plaas en bekyk op die ARISS SATV-galery by www.spaceflightsoftware.com/ARISS_SSTV/. Nadat jou prent by die galery geplaas is, kan jy 'n spesiale toekenning bekom deur te skakel na https://ariss.pzk.org.pl/sstv/ en volg aanwysings vir die indiening van 'n digitale kopie van jou ontvangde prent. Volg ons op Twitter, soek op Amateur radio op die ISS en @ARISS_status.

DIE SAMOK "STRAIGHT KEY NIGHT"

Die "Straight Key Night" duur van 00:00 tot 23:59 UTC op Saterdag 1 Januarie 2022 en hierdie 24-uur-byeenkoms is nie 'n kompetisie nie; dit is eerder 'n dag wat toegewy is aan die viering van ons GG-erfenis. Deelnemers word aangemoedig om op die lug te kom en eenvoudig aangename, gesels GG QSOs te maak. Die gebruik van reguit sleutels of 'bugs' om GG te stuur, word verkies. Daar word geen punte aangeteken nie en almal wat deelneem is wenners. Jy word versoek om vir 'Beste Vuis' en "Interessantste QSO" op jou lys van kontakte te stem deur 'Beste Vuis' of 'Interessantste QSO' in die kommentaar-veld in te sluit. Daar is 'n Excel-logblad beskikbaar op die kompetisie-bladsy op die SARL-webwerf.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE JANUARIE 2022 RADIO ZS

Die Januarie 2022-uitgawe van Radio ZS sal gedurende die komende week vanaf die SARL-webwerf beskikbaar wees om af te laai. Vyf-en-sewentig jaar gelede, in Julie 1947, is die eerste Radio ZS gepubliseer.

In hierdie uitgawe kan jy lees oor die CubeSat 3 Terugvoer verslag en oor die aktivering van die 4 meter band. Die Jeugland ARK het op hul eerste SOTA-ekspedisie gegaan en ons kyk terug na 1961 en die bekendstelling van OSCAR 1. Wie was Hans Christian Ørsted? Ons kyk na 'n raam-antenna vir die lae bande en lees oor die YL-aktiwiteit. En meer!

'N BOODSKAP VAN DIE SANDTON KLUB

Die Sandton Amateurradioklub wil graag die Wesrand Amateurradioklub gelukwens met die wen van die SARL 40 m Ruitvierkant Klub-naelloop, die

SARL Woensdag 80 m Klub-naelloop en die SARL Nasionale Velddag in Klas A gedurende 2021. 'n Fantastiese prestasie Wesrand Klub. Welgedaan!

Die Sandton ARK wil ook al die ander 2021 klub- en individuele wenners gelukwens en baie dankie aan almal wat deelgeneem het, julle maak hierdie geleenthede opwindend en die prettige geleenthede wat dit bedoel is om te wees. Hoop om jou in 2022 weer te vang om die bande op te warm.

'n Geseënde Kersfees en Voorspoedige Nuwejaar.

NUWE SJINESE AMATEUR RADIO SATELLIET KAN OP 25 DESEMBER GELANSEER WORD

Die CAMSAT XW-3 (CAS-9) amateur radio satelliet is op die CZ-4C Y39 lanseervoertuig by die Taiyuan Satellietlanseringsentrum in Sjina geïnstalleer en verwante werk is aan die gang soos beplan, berig CAMSAT se Alan Kung, BA1DU.

"As alles goed gaan, sal die satelliet op 25 Desember 2021 gelanseer word." Die wentelbaan sal 'n sirkelvormige son-sinchroniese wentelbaan wees met 'n hoogte van 770,1 kilometer. Die XW-3 (CAS-9) gebruikershandleiding het meer besonderhede. Die 100 mW lineêre transponder sal 'n opskakel-frekwensie van 145,870 MHz en 'n afskakel-frekwensie van 435,180 MHz hê (transponder deurlaat band is 30 kHz, omgekeerd). Die satelliet sal 'n GG-baken op 435,575 MHz hê. Luister na die 'Satellite Update' tydens die Amateur Radio Today-program vir meer inligting.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak gematig gaan wees. Tans is daar 'n verskeidenheid van sonvlekgroepe sigbaar en daar is 'n moontlikheid van C- en M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 82 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

26 Desember – Familiedag en die begin van die ARISS Stadig Aftas TV-geleentheid

27 Desember – Openbare vakansiedag

31 Desember – die einde van YOTA-maand, die CQ DX Marathon Bands Alive Ultra-marathon en die ARISS SATV-geleentheid

01 Januarie – Nuwejaarsdag, die begin van die 2022 CQ DX Marathon en die SAMOC Straight Key Night

3 en 4 Januarie – die Quadrantids meteoorbuie

12 Januarie - die Binnelandse skole open

14 tot 16 Januarie – die PEARS Nasionale BHF/UHF-kompetisie

19 Januarie - die Kus skole open en die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die 2022 SARL Kompetisie Handleiding en die Dagboek van Gebeure kan afgelaai word vanaf die kompetisie-bladsy op die Liga-webwerf by www.sarl.org.za/public/contests/contestrules.asp. Maak seker jy het die nuutste weergawe van hierdie dokumente; hulle is op Donderdag 23 Desember 2021 opgelaai.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, ’n Voorspoedige Nuwe Jaar en beste wense vir die week wat voorlê.